


NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK
VAN AFRIKA

# Gemeente Marble Hall



**26 MEI 1944 — 26 MEI 1994**



*Opgedra aan al ons Voorgangers*

*vir die afgelope 50 Jaar*

*Ampsdraers en Lidmate*

*". . . en laat ons die wedloop wat vir ons voorlê, met volharding hardloop, die oog gevestig op Jesus, die Begin en Voleinder van die geloof."*

(Hebreërs 12 : 1, 2)





# *Voorwoord*

*Hierdie publikasie word aangebied met groot dankbaarheid teenoor elke medewerker.*

*Omdat daar in 1984 'n publikasie verskyn het wat die gemeente Marble Hall se geskiedenis oor die eerste 40 jaar weergee, handel ons hier alleen oor gebeure die afgelope 10 jaar (1984 — 1994)*

*Die samestelling van artikels en fotos beskryf die groei en uitbreiding van die gemeente onder leiding van gewillige gelowiges en ywerige ampsdraers.*

*Die gemeente kyk dankbaar terug op 'n pad waarop die lewende God self gebou het deur Sy Woord en Sakrament.*

*In groot dankbaarheid teenoor die Opperste Bouheer word hierdie blad opgedra aan almal wat veral die afgelope 10 jaar 'n bydrae gelewer het tot die opbouing van ons gemeente.*

*Ons bede oppad na die groot Toekoms van God is dat hierdie gemeente van Jesus Christus 'n sigbare en hoorbare getuie vir Hom sal wees.*

*Mag u saam met die apostel Paulus bly bely: "Volgens die genade wat God my gegee het, het ek soos 'n goeie bouer die fondament gelê, en 'n ander bou daarop. Maar hy moet mooi kyk hoe hy verder bou, want niemand kan 'n ander fondament lê as wat reeds gelê is nie. Die fondament is Jesus Christus."*

*(I Kor. 3 : 10, 11)*

*Ds. H.N. Botha*



# *Gelukwense namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering*

*In die geskiedenis van 'n land of volk kan in die loop van vyftig jaar baie dinge gebeur wat die tydperk langer laat lyk as wat dit in werklikheid was. Tog, teen die agtergrond van die hele geskiedenis van dié land of volk is dit soms maar 'n relatief kort tydperk.*

*Die geskiedenis van ons land en volk vertel byvoorbeeld dat die Nasionale Party in 1944, die stigtingsjaar van die gemeente, sy eerste betekenisvolle oorwinning oor die destydse Verenigde Party behaal het met die verowering van die Wakkerstroom setel. Dit was die begin van 'n nuwe regering wat vir ongeveer vyftig jaar die land regeer het. Dit lyk na 'n lang tydperk en tog is dit in werklikheid kort teen die agtergrond van die hele land se geskiedenis.*

*Net so blyk die geskiedenis van 'n gemeente oor die loop van vyftig jaar, lank te wees as alle gebeurlikhede, die kom en gaan van lidmate en predikante nagelees word. En tog is vyftig jaar teen die agtergrond van die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk en meer nog teen die agtergrond van die kerk in sy geheel, maar 'n relatief kort tyd.*

*Wat egter altyd opvallend bly van die geskiedenis van die kerk en van 'n gemeente is dat dit sy gang gaan deur watter omstandighede ookal. Die politieke en ekonomiese omstandighede het sy invloed en maak sy merk op die kerk en tog gaan die kerk voort. In tye van voorspoed en oorvloed word daar soms verder van die kerk af beweeg. In tye van kommer, onsekerheid, besorgdheid en nood, ja wanneer lidmate selfs vervolg word, is daar 'n opbloei in die kerk. Die onseker tye wat vir die Nederduitsch Hervormde Kerk voorlê vanaf 27 April 1994 mag dalk daartoe lei dat die Kerk en die gemeente weer sy regmatige plek in die lewens van lidmate inneem.*

*Marble Hall gemeente is 'n besondere gemeente in die Kerk. Menige predikant het al stilweg gehoop dat hy eendag die geleentheid sal kry om in dié gemeente te kan werk. Die geskiedenis van die gemeente verhaal dat besonder predikante, sommige vir baie jare aaneen, die gemeente bearbei het. 'n Besoek aan die gemeente vandag nog bring jou onder die indruk dat dit hier daarom gaan om werklik Kerk te wees. Woordverkondiging, sakramentsgebruik en die pastorale bediening van lidmate is vir die predikant, ampsdraers en lidmate van uiterste belang. Georganiseerde kategetiese onderrig en die hartlike verkeer van lidmate op 'n Sondag bly treffend.*

*As daar terug gekyk word na vyftig vol en voorspoedige jare waarin soveel ervaar en bereik kon word, bestaan daar alleen maar dankbaarheid voor die Heer van die kerk. Dit moet erken word: God het laat groei.*

*As daar vorentoe, die toekoms ingekyk word moet alleen maar die taak en opdrag van die kerk raakgesien word al is die tye dalk troebel. Ons moet kerk wees in die wêreld. Die kerkmens moet homself betoon as 'n bywoner en vreemdeling hier op aarde. Kerkmense moet warm wees in die geloof.*

*Dit is my voorreg om op hierdie wyse namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gelukwense aan ds en mev HN Botha, die kerkraad en gemeente oor te dra. 'n Groot mylpaal is bereik. Mag u van krag tot krag voortgaan in diens van die Heer van die Kerk en deel aan die opbou van Sy koninkryk.*

*DR. S.P. PRETORIUS*



## *Groeteboodskap aan die*

# GEMEENTE MARBLE HALL

*Wanneer 'n mens aan die vroeë veertigerjare dink, dink jy veral aan die geweld van die Tweede Wêreldoorlog en al die effekte wat dit gehad het: Verdeeldheid oor die toetrede tot die oorlog, inperkings, rantsoenering van lewensmiddele, vaders en eggenote wat in die gevaar weg van die huis is, gevang is of gesneuwel het, ens. Dit was dus 'n moeilike, neerdrukkende tyd.*

*Maar juis in daardie tyd is die gemeente Marble Hall gestig.*

*Die stigting van 'n gemeente is altyd 'n teken van geloof en hoop. Miskien is dit juis so 'n geloofsdaad wat in daardie tyd nodig was — om teen die wanhoop en verwoesting in tot eer van God doelgerig in sy Kerk voort te werk. Die Kerk kan nooit wag vir beter dae om sy werk te doen nie. Dikwels is die moeilikste dae die vrugbaarste akker vir sy werk.*

*Goddank, die hoop van die gemeente het nie beskaam nie. Die gemeente het nie alleen voortbestaan en in stand gebly nie, dit het gegroei en uitgebrei. Van hierdie seën is die vyftigjarige herdenking getuienis. Daarom wens die Ring van Middelburg die gemeente hartlik geluk met die mylpaal wat bereik is. Daarmee saam bid ons u God's oorvloedige seën toe vir die toekoms. Mag die gemeente ook in moeilike tye wat mag voorlê, standvastig en getrou voortwerk in die roeping wat die Heer u opgedra het. Mag die gemeente as getuie van Christus, daarmee steeds geloof, hoop en liefde uitstraal.*

*DS. P.R. PRINSLOO*
*Voorsitter, Ring van Middelburg*

# Gemeente Seuns

Die afgelope 50 Jaar het ons gemeente 5 seuns voortgebring wat Predikante geword het en op wie ons besonder trots is.

Hulle gawes staan op besondere wyse in diens van Jesus Christus en Sy Kerk.



*PROF. G.M.M. PELSER*



*DS. J.C. DE LANGE*



*PROF. L.J.S. STEENKAMP*



*DS. J. CLAASSEN*



*DS. P.J. STEENKAMP*



# *Groeteboodskap*

*Dit was vir my 'n besondere eer toe die opdrag aan my opgedra is om namens die seuns van hierdie gemeente 'n groeteboodskap oor te dra, by geleentheid van die vyftigjarige bestaan van die Nederduitsch Hervormde Kerk, gemeente Marble hall.*

*Ek glo die kinders van hierdie gemeente voel daarin eens dat as hierdie gemeente 'n aandeel in jou opvoeding het, is daar vir jou 'n vaste grondslag gelê, 'n basis wat jou keuses, optrede en denke in die toekoms bepaal. Die voorbeeld van ywer en lus om vir die saak van ons Here te werk het diep inslag by die kinders van hierdie gemeente gevind en verseker ook ons betrokkenheid en gewilligheid tot diens aan die Hoof van die Kerk. Daar sal altyd aan hierdie gemeente gedink word as 'n gemeente wat nooit geskroom het om te belê in die beste en sekerste belegging, sy jongmense nie. Daarmee het hierdie gemeente ook sy toekoms verseker en kan met hoop ook na die volgende vyftig jaar gekyk word.*

*Ons dank aan ons Hemelse Vader vir leraars, kerkraad, kategete en ouers van hierdie gemeente wat in die gees van Jesus se woorde: "Laat die kindertjies na my toe kom en verhinder hulle nie" ook na ons as kinders van hierdie gemeente gekyk het.*

*Met hierdie woorde van dank en gelukwensing ook namens die seuns van hierdie gemeente ons seënwense vir die jare wat kom, mag ons Vader in die Hemel self die Hoof en Herder van hierdie gemeente wees, hom instand hou, laat groei en beskerm totdat Hy self kom om Sy eiendom in heerlikheid tot Hom te neem.*

*Namens die seuns van die gemeente Marble Hall.*

*DS. JAN CLAASSEN*



*50 Jarige Herdenkingsboodskap*

# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK

*As eerste Burger van Marble Hall is dit aangenaam om gelukwensing met die halfeeu viering, van die Stadsraad, aan die Nederduitsch Hervormde Kerk Marble Hall, oór te dra.*

*Hierdie kerk staan as een van die fondasies, een van die hoekstene, waarop die dorp Marble Hall gebou is. Sonder twyfel 'n "verjaardag" midde in baie onsekerhede in ons land. Soveel anargie en onrus, en tog, die plek van rus en vrede, berusting en kalmte, geloof en hoop.*

*In die moeilike en swaar dae, dié plek waar in verootmoediging gevra word; in die jare van voorspoed, dié plek om dankie te sê.*

*Mag die volgende vyftig jaar ook vir u en u gemeente besondere en voorspoedige jare wees; mag die kerk altyd as baken, deel van die dorp vorm; en mag ons Hemelse Vader ryke seën op u en u gemeente gebied.*

*Nogmaals baie geluk!*

*JAN (MOSSIE) OOSTHUIZEN*

*Burgemeester*




# *Herinneringe aan* MARBLE HALL

*Ek is versoek om 'n paar herinneringe oor ons laaste drie jaar as predikantspaar op Marble Hall, vir 'n gedenkprogram op skrif te stel. Gelukkig hou ek dagboek van alles wat elke dag in die gemeente gebeur.*

*Met groot heimwee het ek deur die dagboeke van 1984 tot 1986 geblaai. Al die gemeentelede se name het daarin verskyn, want elkeen waarmee ek tydens huisbesoek in aanraking was en elkeen wat met hulle lief en leed na my toe gekom het, was daain opgeteken. My nadenke het weer iets bevestig wat ek daardie tyd al besef het: Marble Hall is een van die mees dinamiese gemeentes waarin 'n predikant kan werk. Die predikant hoef egter nie alleen te werk nie, want daar is soveel gelowige, bekwame, toegewyde lidmate wat saam die vrag dra. Die betrokkenheid van die gemeentelede by die diensgroepe, die NHSV, die bou van die pastorie en by fondsinsameling, is een van my aangenaamste herinneringe. Ons het niks alleen gedoen nie. Daar was altyd 'n bereidheid om saam te bid, saam te beplan en saam deur te voer.*

*Wat ek van basaarhou weet, het ek op Marble Hall geleer. Die aangenaamste basaar vir my was die een wat die baardkompetisie as tema gehad het. Ek sien nou nog die gemeente se gesigte toe die ouderlinge daardie eerste Sondag na ons besluit het op die tema, met sulke bestoppelde gesigte die kerk ingestap het. Dit is egter 'n basaartema wat ek nooit weer sal probeer nie, want vir drie maande lank wou Veronica my nie soen nie!*

*Die pastoriebouery het 'n hele paar dramas opgelewer. Ek het selfs so hittete 'n pak slae op die lyf geloop. Maar ek is vandag nog dankbaar vir iemand soos Tinus Steyn wat onder moeilike omstandighede die verantwoordelikheid op hom geneem het om die projek te voltooi.*

*Die bejaardes het veral vir Veronica na aan die hart gelê. Elke Dinsdag was sy by die Trim Gim en elke toer het sy meegemaak. In Marble Hall het ons geleer dat 'n gemeente sonder bejaardes 'n arm gemeente is.*

*Die Kategese was die deel van my werk wat ek die meeste geniet het. Elke week het ek Groblersdal toe gery om die koshuiskinders te gaan katkiseer en Sondae was dit my gewoonte om by elke kategesegroep uit te kom. Ek is baie bly dat die ideaal van doelmatige kategeselokale verwesenlik is.*

*Ons is die Vader baie dankbaar dat dit ons beskore was om op Marble Hall te werk. Dit was die beste tyd van ons lewe. Ons wil die gemeente God se rykste seën toewens vir die jare wat voorlê.*

*PAUL EN VERONICA KERN*

# *Historiese Oorsig: Gemeentelike Geskiedenis 1984 — 1994*

Marble Hall gemeente is op 26 Mei 1944 gestig onder leiding van wyle ds. Simon Vermooten, destydse Ringsvoorsitter, met 60 lidmate en 3 wyke, 6 kerkraadslede.

In 1994 bestaan die gemeente uit 560 belydende lidmate, meer as 800 dooplidmate en is verdeel in 32 wyke met ongeveer 70 kerkraadslede.

Daar is verskeie aangeleenthede wat in die gemeentelike bedrywighede aandag gekry het in die afgelope 10 jaar.

Ons wil graag onder die volgende hoofde die bedrywighede aandui:-

PRESBITERAAT
Die ouderlingamp figureer in die gemeente as 'n saambindende en opbouende faktor. Daar word kwartaliks vergader met 'n tersaaklike agenda en 'n positiewe deelname.

As voorsitters het opgetree br. Peet van Vreden en later br. Bêrend van den Berg tot op die huidige tydstip. As sekretarisse het opgetree brs. Jakes le Roux, Maarten Coetzee en Christo van Heerden. Die ouderlingvergadering maak gebruik van 'n effektiewe rapporteringstelsel om sy opsig verantwoordelik uit te voer. Daar word ook gebruik gemaak van 'n kommissie van senior ouderlinge wat verskerpte opsig namens en in opdrag van die kerkraad hanteer in sensitiewe gevalle.

Interessante statistieke oor alle bywonings van eredienste en vergaderings word bygehou en weerspieël in verslaggewing aan die kerkraad.

Die afgelope 3 jaar is in diepte aandag geskenk aan die inhoud van die toerustingspakket vir ouderlinge wat sterk geestelike groei by ouderlinge en effektiewe ampsbediening tot gevolg gehad het.

Ouderling Koos van Heerden is die enigste dienende ouderling wat gedurende hierdie tydperk oorlede is. Hy is dood in 'n tragiese motorongeluk, pas na die basaarfunksie in

*KERKRAAD 1994*





*OUDERLINGE 1994*

Junie 1992, waaraan hy nog 'n groot aandeel kon hê.

Ouderlinge wat afgevaardig was na Algemene Kerkvergaderings in hierdie tyd was ouderlinge Bêrend van den Berg en Hannes Coetzee. Ampsdraers reël vanaf 1993 op gereelde basis wyksbyeenkomste waar die groepsdinamika van die gemeente sterk ontwikkel word en lekker saam gekuier word. Sinvolle debat- en gesprekvoering in groepsverband het 'n aansteeklike samehorigheid tot gevolg. 'n Verstommende positiewe waarneming is die leiding wat die ouderlinge gee ten opsigte van kernsake soos erediensbywoning. Op 24 April 1994 byvoorbeeld is daar 33 ouderlinge by 'n gewone erediens teenwoordig. (Byna 100%)

Hoewel op eie wyse, skenk ouderlinge noulettend aandag aan die saak van Evangelisasie. Die G E T P - Kursus van KITAL is deur 3 ouderlinge, by name Nico Risseeuw, Koos Engelbrecht en Ben Botha, deurloop. Die positiewe gevolge van gestruktureerde aandag in hierdie verband is dat daar in 1993 9 persone deur volwasse kategese gelei en toegerus is vir openbare geloofsbelydenis. Toetredes tot Kerklidmaatskap op hierdie wyse het by meer as een geleentheid die afgelope jare meer as 50% van die normale toevloei van dopelinge uit die gemeente beloop.

Ds. Tony Simson het by geleentheid ook 'n toerustingskursus "Ontdek jou gawes", in die gemeente aangebied.

Ouderlinge van die gemeente het ook by geleentheid groot insette gelewer ten osigte van die Sending. In Leeuwfontein en Siyabuswa, is tydens bouprojekte, groot hulp verleen.

By werkers van enkele ouderlinge is dikwels deur die plaaslike Maruti van die Hervorm-Kerk in Suidelike Afrika eredienste gehou.

Origens is die samewerking puik, geen groepvorming bestaan in die midde van die ouderlingsvergadering nie en hulle werkskwaliteit lewer 'n groot inset ten opsigte van meelewing en dankbaarheid in die gemeente.

Nadat die kerkraad vir geruime tyd gepoog het om plaaslik 'n volle vennoot te wees in die tot standkoming van 'n Tehuis vir Bejaardes, het die beheer van die Rusoord te Marble Hall beland in die hande van die Oos-Transvaalse Sinode van die N.G. Kerk. Hoewel daar uit die aard van die praktiese werklikheid, van ons lidmate

inwoners is by bogenoemde Rusoord waar voor ons dankbaar is, bestaan daar huidiglik die verstandhouding dat die totale beheer berus by die N.G. Kerk en dat ons gemeente daardie inrigting beskou en hanteer soos enige ander inrigting van 'n buite instansie waar lidmate van ons gemeente inwoon.

In die Ring van Middelburg is ds. Hennie Botha van ons gemeente, voorsitter (1987 -1992) en ouderling Hannes Coetzee, Kobus Ras en Bêrend van den Berg by geleentheid ouderlinglede van die Ringskommissie.

Die gemeente Roedtan, ons buurgemeente in die Ring van Waterberg beleef 'n moeilike finansiële situasie in 1988 en die welwillendheid van die kerkraad word weer openbaar deur 'n ruim skenking van R10 duisend wat hulle in staat stel tot verdere bekostiging van 'n eie standplaas.

24 Januarie 1990 vier Ds. Botha sy 25 Jarige Ampsjubileum in die midde van die gemeente by 'n erediens. Op uitnodiging van die gemeente word kennisse en gaste van Ds. Botha en gemeente trakteer by 'n ete. Groot dank en waardering bestaan by Ds. Botha vir hierdie gebaar van die kerkraad.
Ook verjaarsdae van Ds. en Mev. Botha word nooit vergeet nie.
Baie dankie daarvoor.

Meerdere bearbeiding blv nog steeds op die agenda van die kerkraad. Moontlikhede om in samewerking met van der Hoff of Roedtan so 'n ooreenkoms te realiseer, is oorweeg. Ongelukkig verhinder die omstandighede van die landsekonomie huidiglik so 'n moontlikheid.

'n Sanggroep bestaan uit 'n groep lidmate wat die gemeentesang stimuleer. Gereelde sangoefening het ook hiertoe 'n bydrae gelewer.

Ongelukkig het die landsomstandighede rondom veiligheid so versleg dat die diakens vanaf 1993 volgens 'n geskeduleerde program moes sorg vir die veiligheid van die erediensgangers.

In ons verhouding met gemeentes van ander kerke is ons as die heel oudste gemeente in Marble Hall, gelukkig om met wedersydse agting en respek vir mekaar, goeie samewerking te gee en van ander te geniet, selfs by gemeente pogings.

Dit is met dankbaarheid wat ons dikwels verneem dat ander kerke ons rustigheid, goeie beeld en Evangeliegetroue arbeid opmerk.

## *OUDERLINGVERGADERING*



Links: *B. vd Berg (Voorsitter)* — Regs: *C. van Heerden (Sekretaris)*

## DIE DIAKENS — DIENAARS VAN BARMHARTIGHEID

Elke gelowige het die Godgegewe opdrag en roeping om barmhartigheid aan alle mense te bewys, maar veral aan die huisgenote van die geloof. Die diakens samel liefdegawes in en deel dit uit, organiseer, lei en behartig die diens van barmhartigheid.

As 'n reël word deurkollekte as liefdegawes ingesamel en vir barmhartigheidsdiens aangewend. Wanneer addisionele fondse benodig word, lê die diakens inisiatief aan die dag en reël fondsinsamelingsprojekte. Hiervan getuig die verskeidenheidskonsert wat in 1988 aangebied is en die operette "Aspoestertjie" wat in 1989 deur die diakens opgevoer is. In 1990 is van 'n gaskunstenaar, Marie du Toit, gebruik gemaak om fondse te in. By hierdie geleentheid is die jeug en NHSV betrek om behulpsaam te wees met die bediening van 'n ete wat nog lank deur die gemeenskap en die Hervormers in besonder, onthou sal word.

In die verlede het die diakens en in besonder die diakensdagbestuur, die barmhartigheidsdiens binne die gemeente hanteer. 'n Moeilike taak wat nie maklik deur so 'n klein groepie mense hanteer kan word nie. Dit het in 1986 gelei tot die stigting van diensgroepe op die terrein van barmhartigheid binne die gemeente. Dit gee lidmate die geleentheid om met hul eie gawes op konstruktiewe en geordende wyse barmhartigheidsdiens te lewer. Die poging was so suksesvol dat daar vandag ses diensgroepe funksioneer, naamlik: Sorgafhanklike Kinders, Bejaardes, Siekes, Materiële Nood, Huweliks- en Gesinsorg en Chemiese Afhanklikes. Agt-en-sewentig lidmate is betrokke wat die hand van die diakens versterk by die lewering van barmhartigheidsdiens.

Die diakensvergadering het nie slegs vordering gemaak op die terrein van barmhartigheidsdiens nie maar ook tred gehou met die veranderings van die tye. In 1988 word 'n vrouelidmaat, Zeno van der Westhuizen, tot kassier verkies en as diaken bevestig. Dit het die weg gebaan dat vrouens in die tradisionele manlike amp bevestig kan word. Kort daarna word mev. Poppie Bronkhorst as die eerste vroue wyksdiaken bevestig. Vandag, slegs ses jaar later, is daar reeds twaalf vroue diakens. Hierdie vroue diakens het gou ingeskakel by die diakenskorps en staan nie 'n tree terug as dit kom by barmhartigheidsdiens en die insameling van offergawe nie.

Die diakens is ook betrokke by ander gemeente aksies. In 1990 reël die diakens 'n hengelkompetisie en skenk die opbrengs aan die boufonds vir die kategese lokale. Diakens tree ook gereeld op as basaarkollektante en is behulpsaam by basaarstalletjies.

Die diakens hou die naam van die Hervormde Gemeente Marble Hall, hoog in die gemeenskap. In 1992 organiseer diaken Arrie Oberholzer die Hervormde toutrekspan wat as wenners uittree tydens die APK-Oesfees. In sportiewe gees lei diaken Martin Oosthuizen in 1993 die Hervormde krieketspan tot wenners tydens die APK-krieketkompetisie waaraan al die kerke op Marble Hall deelgeneem het.

Die diakenskorps van die Hervormde Gemeente Marble Hall, is 'n gedugte span wat sy plek volstaan in die gemeentelewe soos tereg geskryf staan in 1 Tim. 3 : 13 — *"Die wat as diaken goed gedien het, verwerf vir hulle-self 'n eervolle plek in die gemeente en groot vrymoedigheid in die geloof in Christus Jesus".*

*P.R. VAN DER WESTHUIZEN*
*SEKRETARIS DIAKENSVERGADERING*



Agter van l. na r.:
*K. Engelbrecht*
*P. Erasmus*
*H. Duvenhage*
Voor van l. na r.:
*R. vd Westhuizen*
*A. Bronkhorst*
*G. Risseeuw*

# Die N.H.S.V.
# Die Afgelope 10 Jaar

In 1984 bestaan die ingeskrewe ledetal van die N.H.S.V. uit 50. Vanjaar, 10 jaar later, is die ingeskrewe ledetal verdubbel. 'n Feit waaroor ons dankbaar is. Daar bestaan steeds 'n goeie samewerking tussen N.H.S.V.-lede soos wat dit ook vroeër jare die geval was.

In die afgelope 10 jaar is afskeid geneem van Ds. en Mev. Kern en aan Mev. Kern betuig ons dankbaarheid vir haar leiding in die N.H.S.V.

Onder leiding van die verskillende N.H.S.V.-besture is die afgelope jare verskeie projekte beplan en deurgevoer. Om fondse te bekom is eerstens die insamelingskaarte aan diakens en wyksvroue beskikbaar gestel om elke maand 'n bedrag by elke vroue lidmaat te kollekteer. 'n Organigram is in werking gestel met 'n bestuurslid as koördineerder van sekere wyke met 'n wyksvrou wat weer omsien na die wel en weë van al die wykslede en terugrapportering aan die einde van die jaar.

Om fondse aan te vul is verskeie suksesvolle projekte aangepak, soos 'n modeparade in die pastorietuin, met 'n wins van R5 000-00. Later 'n "Ascot"-middag in die tuin van Petro en Kobus Ras. Sal ons ooit die deftige dames, keurig gedekte tafels en baie mooi boodskap van Dr. Linda van Rooyen vergeet, en 'n wins van R7 000-00. Twee jaar later weer 'n mooi, maar warm, dag in Toitskraal Gemeenskapsaal hou ons kinderpartytjie, wat 'n belewenis was dit nie om al die pragtige uitbeeldings van sprokies te kon aanskou nie. Baie pryse is uitgedeel aan vindingryke persone. 'n Bedrag van R8 000.00 is ingesamel.

## *N.H.S.V. BESTUUR*



Agter van links na regs: *D. Engelbrecht, A. Frost, P. Ras, J Botes*
Voor van links na regs: *R. Lewis, Mev. A. Botha, T. Risseeuw, E. van Deventer*

## *N.H.S.V. LEDE*

Baie dinge is in die laaste jare aangekoop vir ons gemeente. Gordyne vir ons saal, komitee- en sommige kategese lokale, badkamers en moederskamer. 'n Truprojektor, stofsuier, vrieskas, T.V. en videomasjien en Nagmaal-servies, die kruik en bord wat Sondae in die liturgiese ruimte staan en vele kleiner items.

Die spens in die kombuis word vergroot en nou is daar meer ruimte om die breekware in toe te sluit. Die N.H.S.V. en veral ook die Diensgroep vir Sorgafhanklike Kinders is nou betrokke by die Albert Herbst Kinderhuis. Die N.H.S.V. skenk aan laasgenoemde 'n omkapmasjien sodat die dogters hul eie sweetpakke kan maak.

Die N.H.S.V. bestaan vandag net uit een afdeling waar soggens vergadering gehou word. Tye en omstandighede het die N.H.S.V. daartoe gedwing.

Die vergaderings word goed bygewoon onder leiding van 'n bestuurslid en wyksvroue wat 'n spreker of aanbieding organiseer, sodat 'n lid altyd kan huistoe gaan met iets wat sy gehoor of beleef het wat sy met iemand kan gaan deel. Die afsluitingsfunksies aan die einde van die jaar is 'n hoogtepunt.

Ons dank die Goeie Gewer vir goeie samewerking tussen die onderskeie N.H.S.V.-lede, gemeentelede en kerkraad. Daar is 'n groot aantal lede van die N.H.S.V. wat lede is van verskillende diensgroepe en wat ook op die kerkraad dien as diakens. Ons is dankbaar dat die N.H.S.V. 'n organisasie is wat met ywer die misie waarvoor hy staan, getrou kan uitleef. Mag die N.H.S.V. voortbou op die goeie werk en sy leuse, "Wees 'n seën", gestand doen.

*MEV. A.M.M. BOTHA*



# Oorsig van die Diakonale Dienskomitee 1985 — 1993

Aan die begin van 1985 het die idee van Diensgroepe om die predikant behulpsaam te wees met barmhartigheiddiens in die Hervormde Kerk, ontstaan.

Ds. Kern het toe op 18 April 1985 'n Diakonale Dienskomitee gestig met :

*Voorsitter* : WILLEM ENGELBRECHT
*Sekretaris* : RONELL BOTHA

Na 'n behoeftebepaling is twee Diensgroepe op 29 April 1985 gestig, nl.:

**1. DIENSGROEP VIR BEJAARDES:**

*Voorsitter* : WILLEM ENGELBRECHT
*Sekretaris* : DOLORES ENGELBRECHT

met die doel om bejaardes in die gemeente te versorg.

**2. DIENSGROEP VIR SIEKES:**

*Voorsitter* : JOGGIE BOTHA
*Sekretaris* : RONELL BOTHA

die besoek en hulp aan siekes is as prioriteit aan hierdie Diensgroep gestel.

Op hierdie stadium was daar geen leiding oor hoe die DDK en diensgroepe moet funksioneer nie.

Fondse was op hierdie stadium baie beperk en diensgroepe was grotendeels vir die insameling van hulle eie fondse verantwoordelik.

Met die koms van Ds. Botha na hierdie gemeente het hy die diensgroepe laat uitbrei na:-

1. **DIENSGROEP VIR SORGAFHANKLIKE KINDERS —** Gestig: 12.10.87

*Voorsitter* : ZENO vd WESTHUIZEN
*Sekretaris* : STEFFIE ENGELBRECHT

2. DIE DIAKONIE HET DIE VERSORGING VAN DIE BEHOEFTIGES WAARGENEEM TOT IN APRIL 1987 TOE **DIENSGROEP VIR MATERIËLE NOOD GESTIG IS.**

3. **DIENSGROEP HUWELIKS- EN GESINSORG —** Gestig: 02.02.88

*Voorsitter* : KEN OLIVER
*Sekretaris* : ADRI FROST

4. **DIENSGROEP CHEMIESE AFHANKLIKES —** Gestig: 14.10.92

*Voorsitter* : KOOS ENGELBRECHT
*Sekretaris* : CILLA MULLER

Die DDK koördineer alle barmhartigsheidswerk van die gemeente.

*DOLORES ENGELBRECHT*



Agter van l na r: *W. Engelbrecht, J. Botha*
Voor van l na r: *D. Engelbrecht, Ds. Botha*

# Diensgroep vir Siekes

Eerste vergadering word gehou op 27 Februarie 1985 met Dirk Lourens as voorsitter en Rachel van Rensburg as sekretaris. Ds. Paul Kern tree op as raadgewer met die inwerkingstelling van die diensgroep. Die werking van die diensgroep is om lidmate tydens siekte te besoek. Dit is nie moontlik vir die predikant om almal te besoek nie, siekes word dus deur die diensgroep namens die kerk besoek.

Gedurende September 1986 het Ds. Coertze en Mnr. Manie Dreyer van die Algemene Kerkkantoor die administratiewe werking van die diensgroep kom uiteensit. Ds. Coertze lê tydens sy spreekbeurt baie klem op die ondersteuning van 'n sieke en sy gesin, ook hoe belangrik dit is om 'n sieke se gemoedstoestand te bepaal en dan die bemoediging en ondersteuning daarvolgens te doen. Die kerkraad vorm nog 'n skakel tussen die sieke, predikant en diensgroep-lede.

Op 13 Januarie 1987 word 'n nuwe bestuur gekies met Debbie Fourie as voorsitter en Rachel van Rensburg word weer verkies as sekretaris wat die pos beklee tot Oktober 1989, waarna Mynie Botha verkies word.

In Augustus 1993 word daar weereens 'n nuwe sekretaris gekies, naamlik Dina Engelbrecht.

Ds. Botha noem dat siekes elders deur hospitaal predikante besoek moet word. Hierdie besoeke sal gereël word deur die kerkkantoor.

Onder leiding van Ds. Botha word kundiges gekry om die diensgroep-lede in te lig oor onder andere sterwensbegeleiding, kritieke sorg, besoeke aan psigiatriese pasiënte (volwassenes sowel as kinders). Wat siekes van diensgroeplede verwag tydens besoeke, die sieke as mens en ondersteuning van 'n gesin na afsterwe van 'n lid van die gesin.

In April 1989 word 'n rolstoel deur die diensgroep aangekoop vir gebruik deur die publiek. In dieselfde maand word kassette aangekoop om preke op te neem, sodat siekes en bejaardes wat nie dienste kan bywoon nie die geleentheid gebied word om daarna te luister.

In Januarie 1990 word twee stelle elmboogkrukke sowel as 'n loopring aangekoop.

Julie 1990 word 'n bandspeler op die preekstoel geïnstalleer, sodoende kan preke opgeneem word.

In 1992 word 'n kompetisie geloods vir Laerskool- sowel as Hoërskoolleerlinge om 'n kaartjie te ontwerp vir 'n sieke, om sodoende die kinders ook bewus te maak van die diensgroep se bedrywighede. Kontantpryse word aan wenners oorhandig.

Die diensgroep kyk ook na beskikbare video's na afloop van vergaderings, om besoeke aan siekes te vergemaklik.

Die diensgroep wat uit 9 lede bestaan, kwyt hulle goed van hulle taak en besoek soveel as moontlik siekes in die gemeente.



Agter van l na r:
*E. Pieterse,*
*T. Gothan,*
*D. Engelbrecht,*
*A. Grundling.*
Voor van l na r:
*R. Lewis,*
*D. Fourie,*
*W. Engelbrecht,*
*K. Breytenbach.*

# Diensgroep vir Sorgafhanklike Kinders

Sedert die bestaan van die mens, was daar behoeftiges wat nie behoorlik versorg was nie. Ouers wat nie na behore vir hul kinders kon sorg nie, en kinders wat om een of ander rede wees gelaat was. Hierdie probleem was altyd vermy en niemand wou ooit betrokke raak met die versorging van veral die kinders nie. Die Kerk het hierdie probleem aangespreek, en is die Diensgroep vir sorgafhanklike Kinders in die 1980's gestig. So ook is die Diensgroep in 1987 in die Marble Hall Gemeente gestig. Op hierdie stadium die derde gemeente met so 'n Diensgroep.

Die Diensgroepe vir Sorgafhanklike Kinders werk baie nou saam met die Kinderhuise van die Hervormde Kerk. Die Marble Hall Diensgroep is dan ook die voog van Huis 2 van die Albert Herbst Kinderhuis op Middelburg. Daar is deurentyd kontak met die Prinsipaal van die Kinderhuis, mnr. Walker, die kinders in Huis 2 en veral ook die huisouers Ben en Rhona Botha. Kontak geskied deur middel van telefoonoproepe, briewe, verjaardagkaartjies en persoonlike besoeke aan die kinders. Die Diensgroep reël dan ook dat die kinders van Huis 2 die gemeente tydens die Basaarnaweek besoek en 'n gesélligheid word dan ook in die vierde kwartaal gereël waartydens lidmate saam met die Diensgroep die kinders besoek en ook geskenke oorhandig. Die Diensgroep probeer dan ook om in samewerking met die gemeente groente en klere te skenk wat aangewend word in die Kinderhuis.

Bykans alle lede van die Diensgroep het al toerustingkursusse deurloop, en 'n kind uit die Kinderhuis vir 'n naweek of skoolvakansie gehuisves. Sommige ouers neem al vir meer as drie jaar kinders uit die Kinderhuis, en daar is alreeds 'n baie hegte band tussen ouers en kind.

Diensgroeplede ag hulself baie bevoorreg om so 'n diens vir die Kerk te lewer, en moedig gemeentelede aan om betrokke te raak by die Diensgroep en sy aktiwiteite.

| | | |
|---|---|---|
| Voorsitter | : | *Diaken Johan Crouse* |
| Vise-Voorsitter | : | *Mev. Z. v.d. Westhuizen* |
| Sekretaris | : | *Mev. A. Botha* |
| Addisionele Lede | : | *Diakens H. Duvenage, P. Erasmus, Ben Botha en mev. E. Scheepers.* |



Agter van l na r:
*P. Erasmus,*
*E. Scheepers,*
*W. Scheepers,*
*H. Duvenage*
Voor van l na r:
*A. Botha,*
*J. Crouse,*
*Z. vd Westhuizen*

*HUIS 2 — HUISOUERS*



*Diensgroeplede besoek Kinderhuis*



# Diensgroep vir Materiële Nood

Op 12 Februarie 1988 word 'n stigtingsvergadering vir die Diensgroep vir Behoeftiges gehou. Teenwoordig was Ds. Botha en diakens F. Marais, J. vd Westhuizen, K. Engelbrecht en D. Lourens. Alhoewel die Diensgroep gestig is met net 4 lede, het dit gegroei tot 'n veel groter groep vandag wat redelik goed daarin slaag om die behoeftiges te versorg wat van tyd tot tyd bekend word.

Die Diensgroep vervang die ou Diakonie en daar word gepoog om 'n meer gespesialiseerde diens aan behoeftige gevalle te lewer.

**Doel van die Diensgroep.**
Die Kerk het maar een doel in die wêreld, naamlik om die eer van God te dien. Wanneer ons op die terrein van barmhartiheidsdiens besig is deur hulpverlening aan behoeftiges, is ons besig om God te dien en te eer.

In die praktyk beteken dit dat die Diensgroep as doel het die versorging van behoeftiges met liefde en bewoëndheid.

Dit beteken verder dat die Diensgroep as doel het om aan die lidmate van die gemeente die geleentheid te bied om op 'n konstruktiewe wyse as gelowiges die opdrag om barmhartig te wees, uit te voer.

**Samestelling**
Dit bestaan uit lidmate wat die begeerte en bereidheid het om die gawes wat hulle van die Here ontvang het, op die barmhartigheidsterrein aan te wend. Kundiges in die gemeente sal ook by hierdie Diensgroep betrek word.

Die dienswerk van die gelowiges staan altyd onder die leiding en opsig van die Kerkraad en die Predikant.

**Toerusting**

Die diensgroeplede ontvang op 'n gereelde basis opleiding in die vorm van kursusse, wat voorsien word deur die kerk.

Hierdeur word gepoog om 'n behoeftige te identifiseer en te hanteer, sonder om sy menswaardigheid aan te tas.

In hierdie tyd waarin ons nou leef met die realiteite van werkloosheid en gepaardgaande finansiële nood, het hierdie Diensgroep 'n al hoe groter funksie om te vervul met beperkte hulpbronne. Die gemeente het nog altyd gunstig gereageer wanneer 'n beroep op hulle gedoen word om middele te voorsien aan behoeftiges. Ons is dankbaar daarvoor, maar dit is moontlik dat nog meer van die gemeente gevra sal word om te help voorsien aan behoeftige mense.

Die kos en klere deel was nog altyd die maklikste behoefte om te hanteer, maar daar is probleme wanneer daar 'n behoefte aan huisvesting en werk is. Ons vertrou dat met tyd daar ook 'n oplossing vir hierdie probleme sal wees.

Onder leiding van Ds. Botha en diaken W. Engelbrecht, voorsitter van die D.D.K., funksioneer hierdie diensgroep effektief.

Die diensgroeplede is meelewend en gewillig om die moeilike take wat soms aan hulle opgelê word na die beste van hulle vermoë te hanteer. Met die meeste lidmate gaan dit finansieël ook maar moeilik, maar dit bly 'n voorreg om dit wat jy het met ander te kan deel, met wie dit minder goed gaan.

Dit is immers 'n opdrag van God.



Agter van l na r:
*P. van Deventer,*
*K. Ehlers,*
*R. vd Westhuizen,*
*C. van Heerden,*
*H.A.M. van Staden.*
Voor van l na r:
*W. Engelbrecht,*
*K. Engelbrecht,*
*L. van Heerden,*
*A. Joubert (Voors.)*
*F. Botes*

# *Diensgroep — Huweliks- en Gesinsorg*

Die Diensgroep is gestig op 2 Februarie 1988.

Die funksie van die Diensgroep is om inligting te verskaf aan die gemeentelede.

Ons behandel vraelyste oor *"Ouer en Kindverhoudings."* Op Sondag 22 Januarie 1989 het Prof. Beukes 'n lesing aangebied na die Erediens met die tema *"Ken jou Kind."*

In September 1989 het Prof. Neels Pelser 'n aandseminaar gehou oor: *"Kommunikasie in die Huwelik."*

In September 1990 het Mej. Johanneth Botha 'n bespreking gehou oor *"Kindermishandeling."*

Drie informele samekomste het plaasgevind in die kerksaal met Ds. Botha as spreker. Die sanggroep het ook opgetree tydens een van ons byeenkomste.

Inligtingstukke word elke termyn in die kerk versprei wat alle aspekte van ons Diensgroep se werksaamhede dek. Baie leersame video's is beskikbaar in die kerkkantoor asook kassette wat gratis uitgeneem kan word.

Tans woon ons die wyksbyeenkomste by wat plaasvind in die komiteekamer by die kerk, en vertoon kort videomateriaal wat na die vertoning bespreek word.

Daar die huwelik tussen twee mense die beginpunt van 'n gesin vorm, ondervind jong getroude pare soms aanpassingsprobleme, middeljarige pare ondervind dat hulle nadat die kinders die huis verlaat het, so besig was met kinders grootmaak dat hulle iewers langs die pad kontak verloor het. In die bejaarde stadium val jou lewensmaat weg en jy moet weer rigting vind om alleen verder te gaan.

Hierdie dagstukkie het vertroosting vir elkeen van ons: *"Elke dan en wan tref 'n Jobseisoen 'n huisgesin, 'n student in haar kamer, 'n hoërskoolkind na die eksamen, 'n gemeente in die land."*

Dis nou die tyd waarvan Jeremia gesê het: *"Julle sien self die benarde toestand waarin ons sit."* Hoe los 'n kind van die Here 'n benarde toestand op?

Die kind van God weier om die Jobseisoen as finale seisoen te aanvaar. Vir die kind van God word die Jobseisoen altyd weer die seisoen van geloof, hoop en liefde.

Jesus het reguit na hulle gekyk en gesê: *"Vir mense is dit onmoontlik, maar vir God is alles moontlik."* (Matt 19:26).

Ons wil graag ons dank betuig teenoor die Vader van liefde en genade vir groei, werk en leefruimte in ons gemeente se vyftigste bestaansjaar.



Agter van l na r: *M. Oosthuizen, F. Gouws.*
Voor van l na r: *G. Risseeuw, A. Minnaar, W. Engelbrecht.*

# Diensgroep Chemiese Afhanklikes en hul Gesinne

Namate behoeftes in die gemeente geïdentifiseer is, het die stigting van diensgroepe 'n aanvang geneem en is die Diensgroep vir Chemiese Afhanklikes en hul Gesinne, die sesde wat gestig is. Die doel van die diensgroep is soos die naam aandui, om diens (barmhartigheid) te bewys en was dit vanaf die begin duidelik dat hierdie Diensgroep alleenlik tot sy reg kan kom, indien die lede van dié groep, behoorlik toegerus is. Gelukkig het KITAL pas 'n kursus vrygestel wat uit 13 modules bestaan en kon die Diensgroep homself toespits op toerusting. Sonder toerusting kan die Diensgroep nie funksioneer nie, want iemand wat 'siek' is het gespesialeerde aandag nodig. Gelukkig is dié kursus so saamgestel dat dit nie net eenvoudig verstaanbaar is nie, maar ook inskakel en aansluiting vind by ander kursusse wat die Kerk (KITAL) aanbied. Dié ampsdraers en lidmate wat dus meelewend in die gemeente doenig is sal die kursus net verrykend vind. Die Diensgroep het dan oor 'n periode van 12 maande die volledige kursus voltooi en kan daar nou daadwerklik gearbei word in die gemeente en selfs in die gemeenskap.

Daar is die afgelope tyd allengs aandag gegee aan mense in nood en is die Diensgroep optimisties dat gemeentelede eersdaags ingespan gaan word om te help. Onthou u nog die Bybelvasvra in Augustus 1993.

Openbaring 3:20 — *"Kyk, Ek staan by die deur en Ek klop. As iemand my stem hoor en die deur oopmaak, sal Ek by hom ingaan en saam met hom die feesmaal hou, en hy saam met My."*

Gemeente hier kom 'n geleentheid wat van u opoffering gaan vra. Moenie die werking van die Heilige Gees in u lewe teenstaan nie; laat Hom toe om u lewe te rig in diens van God en u naaste.

Dit is so dat drank- en dwelmverslaafdes beskerm word deur hulle gesinne, hulle kerkraadslede, hulle predikant, hulle dokter, die polisie, die howe (wet) en die gemeenskap. Die redes is voor die hand liggend. Maar weet dit, dat geen dronkaard in die Koninkryk van God sal deel nie — 1 Kor. 6 : 9 en 10, maar dat daar rekenskap van jou gevra gaan word vir sy lewe — Esegiël 3 vanaf vers 18, ook Esegiël 33, indien jy hom nie waarsku nie. Gaan kyk na jou verslaafde soos uiteengesit is in Spreuke 23 vanaf vers 29, en kry meegevoel met hom, en help hom deur die saak aan te meld by die Diensgroep. Drank lei tot verdoemenis, tot die hel, maar dank God, daar is genade as u u tot Jesus Christus wend. Dit maak nie saak hoe ver u weggedwaal het nie, God het u steeds lief.

Daar is nêrens waar u kan gaan waar God nie by is nie.

Daar is nêrens waar u u mag bevind waar God u nie kan help nie.

Daar is niks waarvan God u nie kan reinig nie.

Dit word vir ons mooi saamgevat in Romeine 3 : 22b - 24 — *"God gee dit sonder onderskeid aan almal wat glo. Almal het gesondig en is ver van God af, maar hulle word, sonder dat hulle dit verdien op grond van Sy genade vrygespreek, vanweë die verlossing deur Jesus Christus."*

Langs hierdie weg beweeg die Diensgroep en dank ons God vir die geleentheid.

Voorsitter — Oud. Koos Engelbrecht
V/Voorsitter — Dr. Ronel Brits
Tesouriere — Suster Cilla Muller
Add. Lede — Oud. Willie Scheepers
Suster Elize Scheepers
Diakones Annetjie Bronkhorst.



Voorsitter:
*K. Engelbrecht*
*Vise-Voorsitter:*
*R. Brits*

# Diensgroep vir Bejaardes

18 April 1985 sal altyd onthou word as 'n geskiedkundige dag vir die Hervormde Gemeente Marble Hall.
Onder die knap en wyse leiding van ds. Paul Kern en sy vrou Veronica, word 'n vergadering gehou met 9 gemeentelede teenwoordig, waarop die eerste Diakonale Dienskomitee saamgestel is, met diaken Willem Engelbrecht as voorsitter en Ronell Botha as sekretaris. Hieruit spruit die onmiddellike stigting van die Diensgroep vir Bejaardes. Die Diensgroep staan onder leiding van diaken Willem Engelbrecht (voorsitter) en sy vrou Dolores (sekretaris). Vir die volgende jaar neem hulle die inisiatief en hanteer die groeipyne soos dit opduik.

Die Diensgroep skop af deur lede as voogde oor bejaardes aan te stel en om vraelyste te sirkuleer. 'n Trim Gim groep word gestig wat aan die begin 2 keer per week bymekaar kom om te oefen. As instruktrise hanteer Elshia van der Walt die taak met groot sukses en liefde.

Die eerste toerustingsvergadering vind reeds in Junie 1985 plaas, waar daar ook vraelyste vir bejaardes saamgestel word. Na aanleiding van bogenoemde vraelyste word bejaardes se behoeftes bepaal.

So vind die eerste uitstappie reeds op 26 Oktober 1985 plaas. 'n Groep senior burgers besoek die voëlplaas van Gert Smit waar daar heerlik geëet en gekuier word. Vanaf 8 tot 10 Januarie 1985 word 'n uitstappie na die druiwefees van Noord Transvaal gereël. Daar is oornag op Stokkiesdraai en per stoomtrein na Ellisras gereis waar verskeie wyn- en tabakplase besoek is.

Intussen funksioneer die Diensgroep goed en verskeie persone word gekry om toerusting te gee. Ons dink in besonder aan Ds. van Biljon en Manie Dreyer.

Op 24 Mei 1986 word 'n kursus aangebied deur Ds. Simson en ds. Paul Kern naamlik "Ontdek jou gawes". Verskeie diensgroeplede woon dit by en pluk steeds die vrugte van die saad wat gesaai is.

In Mei 1986 word Joggie Botha aangestel deur die D.D.K. as nuwe voorsitter van die Diensgroep. Sy vrou, Ronell staan hom by as sekretaris. 'n Taak wat hulle steeds met groot liefde en ywer hanteer. Die Diensgroep beplan al hoe meer funksies en uitstappies en besluit om in die lig van verswakkende ekonomiese omstandighede, te begin met fondsinsameling. So word daar ongeveer 4 - 6 vlooimarkte per jaar gehou om geld in te samel vir toere.

'n Reuse pretloop is gehou op 5 Julie 1986 met Henning Gericke as gas. Baie kinders asook bejaardes neem deel. Elke bejaarde beskik oor 'n borglys waarmee hy/sy 'n geldjie insamel.

So kan ons uiteindelik ons eerste toer onderneem na die Kruger Wildtuin in Augustus 1986. Die Diensgroep maak geskiedenis aangesien dit die eerste georganiseerde toer vir senior burgers in ons omgewing is. Soos oom Thys Uys gesê het: "Op ons pelgrimsreis op



Agter van l na r:
*L. van den Berg,*
*I. van der Walt,*
*E. Clark,*
*E. Tonkin,*
*A. van Heerden,*
*L. Ueckermann,*
*E. Smit,*
*D. Ueckermann.*

Voor van l na r:
*W. Engelbrecht,*
*J. Botha,*
*R. Botha,*
*M. van Heerden,*
*E. van Deventer.*

aarde was dit nog 'n rus nog 'n blom — die Jeug van Eergister sê — dankie!"

Intussen besluit ons gryses van dae, hulle wil Namakwaland toe. Daar word weereens hard gedink, gewerk en gespook om 'n geldjie bymekaar te maak. Bles Bridges kom sing, Tannie Bettie Saunderson skenk 'n gehekelde deken, ons ander werskaf om iets te maak of bak vir die vlooimark . . . . . En ons droom! Maar eers moes ons, ons geliefde Ds. Paul en Veronica groet. Want sien hulle trek Groot Marico toe!

Ds. Hennie en Annatjie Botha is ons nuwe predikantspaar. Met hulle ondervinding en inisiatief kan die Diensgroep net voortbou en verbeter op dit wat reeds bereik is. Veral steun ons aan die begin baie op mevrou se raad, leiding en nuwe idees.

Uiteindelik . . . . . 'n droom word waar!
'n Groep van 40 bejaardes vertrek op Sondag 30 Augustus 1987 op 'n nege-dag toer na Namakwaland.
Toerleiers: Joggie en Ronell Botha, Babs Viljoen, Joan Botes, mev. Annatjie Botha.
Baie besienswaardighede is besoek. In Kuruman gaan ons aan by Die Oog asook die "Robbet Moffat Mission". (Klipkerkie gebou deur sendelinge).

Die Augrabiese watervalle was 'n hoogtepunt. So sal ons ook nie die outydse watermeul, hoteletjie by Klawer, die pragtige natuurskoon en die see van die Weskus maklik vergeet nie. En natuurlik die blomme!

Met die seën van Bo bly die wiele geolie en diensgroeplede is steeds positief en geinspireerd. Die voogstelsel werk goed en die diensgroeplede raak al hoe meer toegerus om te dien in die grootse taak wat hulle opgelê is in die dienswerk van Jesus Christus op aarde.

Nog 'n uitstappie word beplan en met sukses afgehandel.
Vanaf 21 - 27 Augustus word daar weer in die Wildtuin gekuier.

In Augustus 1989 neem die Diensgroep die ou mense na Oos-Transvaal waar o.a. Pelgrimsrus, Potholes en omgewing besoek is.
'n Daguitstappie in 1990 is onderneem na die Willem Prinsloo Landbou Museum in Bronkhorstspruit.

Steeds funksioneer die Diensgroep goed met ons eerste prioriteit altyd die bejaarde en sy behoeftes (fisies en geestelik) waarna omgesien moet word.

14 - 23 Maart 1991 sal altyd onthou word as 'n hoogtepunt vir die Diensgroep. 40 Senior burgers toer Kaap toe!
Daar word per luukse bus gereis en telkens in hotelle tuisgegaan. Vir 4 dae bly ons in Muizenberg. Ons besoek plekke in en om die Kaap, o.a. Tafelberg, Kaappunt, Botaniese Tuine, Kasteel ensovoorts. Al met Kuspad langs gery na Chapman's Peak tot by Houtbaai. Ons besoek ook Stellenbosch en die Backsberg wyn landgoed. Knysna, Mosselbaai, Tsetsikama en Oudtshoorn is ook nie vergeet nie! Kortweg . . . . . 'n Onvergeetlike ondervinding!
Dank aan God vir nog 'n geslaagde "lekkerkry" om elke oumens se seerkry, oudwees en alleenwees met só 'n innerlike kroon te seën.

In November 1993 word 'n weekuitstappie na Klein Kariba onderneem. Heerlik was dit beslis om soos kinders van ouds in die swembad te ontspan — met toerleiers, Joggie, Babs en Rachel . . . . Hoe dan anders?

Onder leiding van Joggie en Ronell Botha en hulle bestuur: Engela Clarke onder-voorsitter, Babs Viljoen, Susan Morkel, Petro Joubert en Bettie Robbetze poog die Diensgroep om elke bejaarde deur middel van sy/haar voog spesiaal te laat voel, deel te laat wees van dit wat ons in nederigheid aan hulle bied. Met ons oog gerig na Bo . . . . met lof en dank aan ons Skepper dat ons mag dien in Sy Koninkryk op aarde!

*RONELL BOTHA*

TOERFOTOS VERSKYN OP BLADSYE 24 EN 25




*Toerleiers:*
*Namaklandtoer —*
*Kuruman*



*Tant Ella Miller stel ons nie teleur nie —*
*Kaapse toer*




*Laeveldtoer —*
*Ongeoorloofde lafenis*



*Pretloop*

# *Ons bejaardes = bedrywig*

*LAEVELDTOER*





*ELANDSBAAI — NAMAKWALANDTOER*

*KERSFUNKSIE*





*KERSFUNKSIE*

# Kategese

Ouderling Henry Minnaar is in hierdie gemeente direk eweredig aan Kategesewerk.

Vir die volle tien jaar (1984—1994) is hy Superintendent.

Die kategete wissel matig en daar is hulp-kategete vir elke ouderdomsgroep.

Die kwaliteit van kategesewerk is op 'n besondere hoë peil.

Gedurende 1988/1989 is 'n volledige kursus vir kategete aangebied. 'n Jaarlikse Bybelvasvra vanaf 1987 tussen spanne van Ouderlinge, Diakens, gemeente, N.H.S.V., Jeug en Kategete het 'n instelling geword waar daar meegeding word om 'n skild. Bybelboeke en Kerkwet en Kerkboek is die materiaal waaroor gehandel word.

As Bybelstudie en algemene verdieping en verbreding van kennis, vind ons hierdie reëlings baie aangenaam twee keer per jaar. Die kategete het natuurlik met twee uitsonderings na, hierdie skild voortdurend verower. Maar 'n stryd was dit voorwaar! Kategete en katkisante is jaarliks funksioneel deel van ons karnavalbasaar.

Die soms "minder populêre" reëling om tydens nagmaaltye ook kategese te beoefen werp vrugte af.

'n Groot mylpaal is bereik toe die herboude gemeentekompleks in Mei 1990 ingewy is. Kategeselokale vir elke groep het uiteindelik realiseer met groot dankbaarheid teenoor die Here en vir die kerkraad en gemeente wat so aan 'n wesenlike behoefte voorsien het.

'n Skild wat vir die beste bywoning aangebied word wissel kwartaaliks tussen die kategese-groepe, en dien as 'n pragtige motivering.

'n Besondere uitbreiding het ook goedgunstiglik deur die hulp van die kerkraad totstand gekom toe daar 'n mediasentrum totstand gekom het. Klankbande, videomateriaal en biblioteek, T.V. en videomasjien is alles beskikbaar om vir lidmate en katkisante ook toerusting te verseker.

Daar is een groot struikelblok waarteen kategese-werk, dikwels strand, en dit is swak bywoning.

As ouers in die ganse kerk tog maar hierin vollediger samewerking wou gee.

'n Jaarlikse kategese uitstappie het ook tradisioneel geword gedurende Oktobermaande. Dit rond altyd 'n aangename werksjaar op 'n sosiale vlak af.

1984 — 1994: Gedoopte kinders belydenis afgelê: — 170.




*OUDERLING HENRY MINNAAR*

**LEIERS UIT ONS KATEGESE-KLASSE**

*Trotse kategese hoof oudl. Henry Minnaar saam met: van links na regs: Karien Gothan, Onderhoofdogter Koshuis Ben Viljoen, Wilma Marais, Hoofdogter Ben Viljoen, Tia Bronkhorst, Onderhoofdogter Ben Viljoen, en Riana Kloppers. Hoofdogter Laerskool Marble Hall.*





*COENIE LE ROUX*
*Hoofseun Toitskraal*



**KATEGETE 1994**

Agter van l na r:
*W. Koltzow.*
*J. van Rensburg,*
*H. Minnaar,*
*L. Ueckermann,*
*K. Risseeuw.*

Voor van l na r:
*L. Risseeuw,*
*L. Oberholzer,*
*Z. vd Westhuizen,*
*D. Ueckermann,*
*G. Kruger,*
*J. Koltzow,*
*F. Joubert.*

# *Kategese Klasse*



*Finale Jaar*



*Standerd 8*



*Standerd 7*



*Standerd 6*

# *Kategese Klasse*



*Standerd 5*



*Standerd 4*



*Standerd 3*



*Standerd 2*

# *Kategese Klasse*



*Standerd 1*



*Graad I*



*Graad II*



*Voorskool*

# Jeugwerk

Daar was voortdurend verwarring en onsekerheid ten opsigte van jeugwerk by Hoërskool Ben Viljoen.

Die afgelope jare word die werk van die kerkraad aan die skoolgaande jeug in die koshuis by Ben Viljoen Hoërskool deur ons kerkraad gedoen.

Dwarsdeur die Ring van Middelburg se gebied is daar uiteindelik deur die inisiatief van ons kerkraad verseker dat in ons komprehensiewe eenheid by alle skole een dag per week en twee naweke per jaar pertinent afgesonder is vir kerkwerk deur die onderwysowerhede. Gedurende sessies wat vir jeugwerk opsy gesit word, is hanteer: Vasvra geleenthede, praatjies, sosiale verkeer, ontspanning en 'n verskeidenheid van toerusting met klank- en videomateriaal.

Ringsjeugraad- en gemeentekampe word gereeld.

In die onlangse tyd was brs. Willie Scheepers en Ben Botha betrokke as jeugouderlinge en tans dien brs. Frans Marais en Kobus Badenhorst in hierdie ampte.



**JEUGOUDERLINGE**

*F. Marais*
*K. Badenhorst*



**JEUGBESTUUR**

*F. Marais*
*J. le Roux*
*A. Koltzow*
*K. Badenhorst*

# Administratiewe Kantoor

Vir 'n suksesvolle en effektiewe bedieningspatroon is elke gemeente afhanklik van 'n administratiewe struktuur.

Aanvanklik is hierdie kantoor beman deur Mev. Veronica Kern wat begin het met die administratiewe verantwoordelikhede.

Daarna volg:- Mev. Iddie van Heerden
Mev. Lydia Snyman
Mev. Sanet Oosthuizen
Mev. Erica de Villiers
Mev. Ronél Marais.

Baie dankie aan al hierdie persone wat onbaatsugtig, tydig en ontydig hulle deel gedoen het.

Aan Mev. Marais wat huidiglik met groot onderskeiding hierdie verantwoordelikheid dra: Mag u nog baie jare vir herdie taak beskikbaar wees.

Die stand van ons huidige administrasie is iets waarop enige Hervormde gemeente opreg jaloers kan wees.



*RONÉL MARAIS — Sekretariële Beampte*

# Koster



*MARTIE BESTER*

Vir die volle tien jaar is Martie koster van ons gemeente.

Getrou, behulpsaam en opreg.

So kan haar diens beskryf word.

Self opgelegde werksure en selfs kommer of alles behoorlik verloop gedurende haar vakansietye — noop Martie om byna nooit weg te wees van die kerkkompleks nie.

Dankie!, sê die hele gemeente Martie!

# Orrelis

Aanvanklik Mev. Potgieter en daarna Mev. Dirksie Bezuidenhout.

Dankie aan Dirksie wat ongeveer 7 jaar dien as orrelis. Sy en haar man as lidmate van die plaaslike Gereformeerde Kerk word bedank vir hulle liefde en lojaliteit teenoor ons gemeente. Tydig en ontydig is sy beskikbaar vir haar taak.

Die leiding by konserte van diakens, sangroep se toerusting, begeleiding van kinders en ere-dienste word hoog waardeer.

Dankie dat u die gemeente se lied tot eer van God begelei, so is u 'n instrument in die hand van God om lof en eer van die gemeente aan Hom te begelei.



*DIRKSIE BEZUIDENHOUT*

# *Kassiere*

Die afgelope tien jaar is die finansies van die gemeente puik administreer.

Die gemeente sê dankie aan die volgende persone wat kassier was:

Koos Engelbrecht
Chris Oosthuizen
Zeno vd Westhuizen
Ronél Marais

'n Aansienlike bedrag geld word jaarliks hanteer.




*KOOS ENGELBRECHT*



*CHRIS OOSTHUIZEN*




*ZENO VAN DER WESTHUIZEN*



*Links:*
*WISSELTROFEE*
*vir jaarlikse Bybelvasvra*

*Middel:*
*TOUTREKTROFEE*
*van A.P. Kerk*

*Regs:*
*KRIEKETTROFEE —*
*Ons gewigtige en sportiewe lidmate is houers van hierdie trofeë*

# Skribas

Vanaf 1984 het drie persone hierdie gewigtige en sleutel-verantwoordelikheid in die gemeente hanteer.

Baie dankie aan hierdie drie persone wat met integriteit en oorgawe hierdie taak uitgevoer het.

Veral aan ouderling Hannes Coetzee wil ons graag ons hoogste waardering betuig vir sy skerp insig, behoudende uitgangspunte en sterk leiding wat hy voortdurend aan die kerkraad en kommissies gegee het, tot voordeel en opbouing van die gemeente se administratiewe strukture en geestelike inhoude.



*W. SCHEEPERS*




*K. RAS*



*H. COETZEE*

# Gemeente Marble Hall — Finansiële Kommissie

1984 Tien jaar gelede het Marble Hall ongekende groei getoon. Sprake van groot ontwikkelings is van oral gehoor, veral op die Vlakte digby Marble Hall. Die kerk het nie stilgesit nie, en voorbereidings vir die tweede standplaas is beplan. 'n Nuwe pastorie van R300 duisend is gebou. Die gemeente was toe 40 jaar oud. Offergawes het die uitgawes gedek. Vir die besondere jaar is 'n basaar met 'n mikpunt van R40 000-00 gestel wat ver oortref is.

Van die verwagte uitbreidings en groot ontwikkelings het niks gekom nie. Kort hierna het Ds. Kern ook 'n ander beroep aanvaar.

Die basaarinkomstes het in die volgende tien jaar net ge-eskaleer en die gemeente kon surplusfondse by die kerkkantoor belê.

Ds. Botha is beroep en die gemeente wat op die stadium in rat was se ratte is net verder ge-olie.

Die gemeente het na uitbreidings ensovoorts begin kyk en die volgende sake het prioriteit geniet:- Kategeselokale, stoorkamers en 'n nuwe dak vir die kerk. In die proses om die fondse te bekom is die 2de pastorie verkoop.

Met geloof en vertroue is hierdie projekte gelyk aangepak en is die winter van 1989 begin bou aan die projek wat ongeveer R400 000-00 gekos het.

Groot was die blydskap en vreugde toe ons op 13 Mei 1990 die nuwe kategeselokale, die kerk se dak (met 'n nuwe plafon en matte) wat tydens die bouery beskadig is, kon inwy, met slegs 'n bankoortrekking van R78 000-00.

Sedertdien het die kategese 'n hoë vlak bereik as ons kyk na die finale jaar katkisante.

Een aspek wat ons egter bekommer is dat offergawes gestagneer het en dat die inkomste van die gemeente swaar steun op die inkomste van die basaar.

Die afgelope 10 jaar het ons ook ons buurgemeente (Roedtan) in ons buurkring finansieel gehelp. Dog op hierdie stadium gaan dit nie sleg met die gemeente se finansies nie, maar kan ons nie verder help nie.

Ons poog om met die feesgeleentheid van die 50 jarige bestaan en 'n groot basaar die gemeente in krediet te plaas.

Die afgelope 10 jaar het die gemeente ook gebruik gemaak van 'n sekretariële beampte wat 'n halfdag op kantoor is en wat die las van die predikant en ook voorsitters en sekretarisse van kommissies baie verlig. Ons kantoor is, behalwe vir 'n rekenaar, met die beste toerusting ingerig.

Daar word oor die Kerklike goedere deur 'n kommissie van 9 gewaak wat elke kwartaal aan die kerkraad en eenkeer per jaar aan die gemeente verslag doen.

Die hele kerkterrein is met gras beplant en geen stof is meer op die kerkterrein te sien nie. Die gebou met sy bypassende kantoor- en kategeselokale is 'n sieraad en 'n baken op ons dorp, Marble Hall.



Agter van l na r: *F. Marais, F. Botes, B. vd Berg, K. Engelbrecht. L. vd Walt*
Voor van l na r: *R. Marais, H. vd Westhuizen, Ds. H. Botha, H. Coetzee, K. Ras.*

# Bouprojek

Die bouprojek in 1989/1990 het volledig voorsien in alle behoeftes ten opsigte van fasiliteite, nl:- 'n groter konsistorie, konferensielokaal, 12 kategeseklasse, administratiewe blok, stoorkamers, kombuisuitbreiding en herstel van kerkdak.

Tydens die aanbouings het ons goedgunstelik in die Laerskool, goeie bure van die gemeente, eredienste gehou.

Die klipwerk wat aanpas by die res van die gebou was 'n groot en duur onderneming. Ons is dankbaar om hierdie projek wat lank in die toekoms nog kan voorsien, af te handel saam met die herstel en opknapping van die orrel en binneruimte van die kerkgebou.

Ons is in die laaste fase van afbetaling van ons finansiële verantwoordelikhede in hierdie verband.

## *BOUKOMMISSIE*



Voor van l na r: *Kobus Engelbrecht, Annatjie Badenhorst, Hannes Coetzee, Hendrik vd Westhuizen, Tinus Pretorius (Argitek), Annatjie Botha,*
Agter van l na r: *Kobus Ras, Bêrend vd Berg, Ds. Hennie Botha, Attie Badenhorst, Joop Engelbrecht*

**HIER HET ONS BEGIN**



# *Inwyding — Geboukompleks*




*Ds. Botha – onthul hoeksteen*




*H. vd Westhuizen (Voors. Boukommissie), Ds. H. Botha, H. Coetzee (Skriba), M. Pretorius (Argitek)*



*Ds. Botha (aan die woord) H. vd Westhuizen, Mev. A. Botha (sluit deure oop), M. Pretorius (Argitek)*



*Argitek oorhandig gebou aan die Gemeente*




*Ds. Botha, Dr. D.J.C. van Wyk (Voorsitter A.K.V.), Mnr. Leon de Munnik (Administrateur)*

In Marble Hall gemeente het die basaar elke jaar die eerste naweek van Junie 'n kultuurgebeurtenis geword waaraan ons en 'n groot deel van die gemeenskap deelneem.

Vanaf 1985 het die volgende persone met groot onderskeiding die basaar-voorsitterskap beklee:-

| | |
|---|---|
| Thinus Steyn | Hendrik vd Westhuizen (2x) |
| Wim Engelbrecht | Bêrend vd Berg (3x) |
| Kobus Ras | Drikkie Oosthuizen (2x) |

Die bruto-inkomste van die basaar het as volg verloop:-

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1985 | R 53 597-00 | 1986 | R 62 369-00 |
| 1987 | R 83 471-00 | 1988 | R 91 455-00 |
| 1989 | R 85 748-00 | 1990 | R113 479-00 |
| 1991 | R136 762-00 | 1992 | R140 616-00 |
| 1993 | R146 595-00 | | |

Baie dankie aan alle persone wat deur die jare heen van hierdie poging 'n mooi geleentheid gemaak het!



*DRIKKIE OOSTHUIZEN — Basaarvoorsitter 1994*



*VORIGE BASAARVOORSITTERS*

Van links na regs:
*Bêrend van den Berg*
*Wim Engelbrecht*
*Hendrik van der Westhuizen*
*Kobus Ras*



*"COUNTRY" BASAAR*



# Pannekoek en Boerewors = deel van Spyskaart











# *Veiling —*
## *'n gereelde hoogtepunt*









# PROGRAM
# SONDAG 8 MEI 1994

| | | |
|---|---|---|
| EREDIENS (Voorbereiding) | 10:00 | Ds. H.P.F. Kern. |
| SANG | | Gemeente kinders. |

**GROETEBOODSKAPPE**

- Voorsitter Kommissie van die Algemene Kerkvergadering
- Voorsitter Ring van Middelburg
- Gemeente seuns: Ds. Jan Claassen
- Burgemeester

| | |
|---|---|
| SANG | Gemeente kinders |
| BEDANKINGS | Oudl. Hannes Coetzee |
| SEREMONIEMEESTER | Ds. Hennie Botha |

***MIDDAGETE***

# SONDAG 22 MEI 1994

| | | |
|---|---|---|
| NAGMAAL | 09:00 | Ds. J.P.J. Wagenaar |
| TEE | | |
| DANKSEGGING | 11:00 | Ds. A.M. Swanepoel |

# 8 Mei — Sprekers



*Prof. P.S. Dreyer*



*Ds. P.R. Prinsloo*



*Ds. J. Claassen*



*Raadslid Jan Oosthuizen*



*Oudl. H. Coetzee*

